## SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 31 MEI 2020

Goeiemôre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur ’n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

GLOBALE BLY-TUIS RADIO BYEENKOMS VIR 6 EN 7 JUNIE

YOTA GAAN AANLYN

en

JUNIE 2020 SONSVERDUISTERING FEES VAN FREKWENSIE METING

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuusitems.




### GLOBALE BLY-TUIS RADIO BYEENKOMS VIR 6 EN 7 JUNIE

Stasies met roepseine wat die boodskap ’BLY-TUIS’ en die waarde van sosiale afstand en isolasie bevorder, het tydens die COVID-19-pandemie ontstaan, met ongeveer 150 000 ondersteuning boodskappe wat oor die hele wêreld gedeel is. ’n Op-die-Lug byeenkoms oor die naweek van 6 en 7 Junie bied ’n verdere geleentheid vir tuis stasies en radio-amateurs om groete boodskappe te deel in ’n kompetisie tipe raamwerk, met die oog op die dag wat die beperkings beeindig sal word en die tuis bly bevel verouderd sal wees. Die beskermheer van die BLY-TUIS radio veldtog is Finland se Minister van Buitelandse sake, Pekka Haavisto en die wêreldwye aktiwiteit het die goedkeuring van die Internasionale Amateur Radio Unie President Tim Ellam, VE6SH/G4HUA en die Verenigde Nasies Amateurradioklub.

”Amateur radio operateurs oor die hele wêreld ervaar iets wat ons nog nooit

vantevore gesien het nie, met die huidige COVID-19-pandemie," het Tim Ellam gesê. "In sulke tye kan aktiwiteite op die lug ons gemeenskappe en onsself bevoordeel. Gebeurtenisse soos hierdie is belangrik om bedryf vaardighede te verbeter. Dit moedig ons ook aan om op die lug te kom en aktief te bly, sowel as om sosiale afstand te bevorder." Tim, VE6SH het dank uitgespreek aan die nasionale reguleerders in meer as drie dosyn lande wat spesiale roepseine met die bly-tuis agtervoegsel beskikbaar het vir amateur gebruik.

Die Finse Amateur Radio Liga (SRAL), in samewerking met Araucaria DX Groep (ADXG) van Brasilië en Radio Arcala (OH8X) in Finland, borg die geleentheid en die veldtog. Die 4U1UN stasie sal op die lug wees om die wêreldwye BLY-TUIS beweging te ondersteun, asook suster stasies 4U1GSC (aktief as 4U9STAYHOME) en 4U1A (aktief as 4U2STAYHOME). Die BLY-TUIS - byeenkoms begin Saterdag 6 Junie om 10:00 UTC en eindig 24 uur later. Aktiwiteit slegs op 80, 40, 20, 15 en 10 meter met GG, ESB en FT4 of FT8. Die uitruiling is 'n sein verslag en ouderdom van die operateur. Volledige inligting oor die ge-assosieerde toekennings- en sertifikaat program kan gevind word op http://ko8sca.com/awards.pdf.




**YOTA GAAN AANLYN**

Die Jeug Werkgroep van IARU Streek 1 het 'n nuwe program met die naam "YOTA online" opgestel. Tydens hierdie maandelikse aanlynbyeenkomste sal die groep poog om die YOTA-gevoel na die aanlyn gemeenskap te bring en die woord te versprei dat daar jeugdiges in amateur radio is. 'n YOTA-span bestaande uit aktiewe jongelinge sal verskillende onderwerpe aanbied, terwyl vrae uit die gemeenskap beantwoord word. Daar sal ook 'n afdeling wees waar verskillende onlangse YOTA-gashere die hoogtepunte kan aanbied, terwyl die deelnemers ook die geleentheid bied om stories te deel. Dit word gevolg deur 'n V&A sessie.

As gevolg van die COVID-19-pandemie moes alle beplande YOTA-geleenthede tot September 2020 ongelukkig gekanselleer of uitgestel word. Dit het byvoorbeeld die somer kampe in IARU-streke 1, 2 en 3 ingesluit, sowel as sub-streek kampe, jeug kompetisie programme en YOTA se teenwoordigheid by Ham Radio 2020 in Friedrichshafen.

Met inagneming hiervan en die feit dat baie jongmense jaarliks aan YOTA-

aktiwiteite wil deelneem, het die groep die idee gegee om 'n interaktiewe formaat te skep om gereeld jongmense aanlyn te versamel. Die eerste YOTA-aanlyn geleentheid het op 28 Mei 2020 plaasgevind. Op YouTube het 96 jongmense van alle uithoeke van die wêreld deelgeneem. 'n Opname van die geleentheid is op YouTube beskikbaar. Die URL kan gevind word op die tuisblad van die SARL-webwerf by www.sarl.org.za

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

**DIE JUNIE RADIO ZS**

Op Woensdagoggend 27 Mei was die Junie Radio ZS 95% voltooi. Toe die redakteur probeer om die dokument oop te maak, kry hy die boodskap dat die dokument beskadig is! Geen herstel was moontlik nie, dus is 'n nuwe begin gemaak. Die 84 bladsy Radio ZS sal van vanmiddag beskikbaar wees vir aflaai.

Ons kyk na die geskiedenis van die SARL en die IARU wat albei in 1925 tot stand gekom het. In die Museumstuk kan jy oor Edward Jennings lees. Dan vertel Charly, DK3ZL ons van sy QO-100 DXpedisie na Namibië, Suid-Afrika en Botswana. Angel, EA4CM vertel jou oor sy projek om op die lug te kom met QO-100 en Daniel, VE7LCG vertel jou van bouprojekte met broodbord. Daar is twee inskrywings vir die laaste 'My Project'-kompetisie en ons kyk na die reise van die Voyager-ruimtetuie.




**JUNIE 2020 SONSVERDUISTERING FEES VAN FREKWENSIE METING**

Kristina, KD8OXT, 'n PhD-student in Cleveland en jare lank lid van die Case Amateurradioklub, W8EDU is deel van HamSCI (www.hamsci.org), wat werk om bande tussen die amateur radio gemeenskap en die ruimte wetenskap gemeenskap te bou. Op 21 Junie sal 'n ringvormige sonsverduistering Oos-Afrika en Asië oorsteek, wat die ionosfeer en op hul beurt ook radio voortplanting beïnvloed. HamSCI is geïnteresseerd in die feit dat amateur radio operateurs in IARU Streke 1 en 3 op daardie dag Doppler-verskuiwing data sal versamel, wat uitgevoer kan word met 'n HF-ontvanger wat gekoppel is aan 'n rekenaar met oop bron sagteware. Besonderhede van die eksperiment kan gevind word op https://hamsci.org/june-2020-eclipse-festival-frequency-measurement

**PLAASLIKE KOMPETISIES VIR JUNIE**

Die tweede SARL BHF/UHF QSO-partytjie vind op Saterdag 6 Junie van 12:00

tot 16:00 UTC plaas met FM-aktiwiteit op 6, 4 en 2 meter en 70 en 23 sentimeter.

Die Hammies Naelloop vind plaas van 14:00 tot 15:00 UTC op Sondag 14 Junie met foon aktiwiteit op 40 meter.

Die eerste been van die SARL Jeug Naelloop is op Dinsdag 16 Junie van 12:00 tot 14:00 UTC op die lug. Jy kan GG en telefoon op 40 meter gebruik.

Kry jou 160 m-antenna gereed vir die SARL Top Band QSO-partytjie wat van 00:00 op Donderdag 18 Junie tot 00:00 UTC op Maandag 22 Junie op die lug sal wees. Hier is jou kans om kontakte vir jou Top Band Sertifikaat te kry.

Die derde been van die SARL 95 40 m Klub Naelloop vind plaas van 12:00 tot 13:00 UTC met GG en foon aktiwiteit. Kyk hoeveel ruitvierkante jy kan werk.

**HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING**

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan bly. Tans is daar geen sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral met sonsopkoms en sonsondergang goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Tot middernag UTC - die CQ WPX GG kompetisie

6 Junie - die SARL BHF/UHF QSO-partytjie

6 en 7 Junie – Globale Bly-Tuis Radio byeenkoms

14 Junie - die Hammies Naelloop

16 Junie – publieke vakansiedag en die SARL Jeug Naelloop

17 Junie - Wêreld QRP-dag

18 tot 22 Junie - die SARL Top Band QSO-partytjie

20 Junie - die Wintersonstilstand en die SARL 95 40 m Klub Naelloop

21 Junie - Ringvormig sonsverduistering

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Globale BLY-TUIS radio byeenkoms vir 6 en 7 Junie. 'n Op-die-Lug byeenkoms oor die naweek van 6 en 7 Junie bied 'n verdere geleentheid vir tuis stasies en radio-amateurs om groete boodskappe te deel in 'n kompetisie tipe raamwerk, met die oog op die dag wat die beperkings gelig sal word en uiteindelik die tuis bly bevel verouderd is.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuusdiens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien.

Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum voorafgaan nie.

Luister elke Sondagoggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas. Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuusuitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saamgestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruyn, ZS6JHB en gelees deur ..........................................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.9A NUUS VIR SONDAG 08rd k ahead